SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS 18 MEI 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

SARL PRESIDENT BEDANK

SPESIALE BEGROTINGSVERGADERING

DIREKTEUR GENERAAL LEWER SLEUTELBOODSKAP BY AMSAT-CON 2003

6 m TOEKENNINGS AAN VSA-AMATEURS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede. Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

SARL PRESIDENT BEDANK

Aan die begin van die spesiale begrotingsvergadering wat gister in die NARS gehou is, het die Vise-President van die SARL, Hans Potgieter, ZS6ALJ, aangekondig dat Sid Tyler, ZS6AYC, as President van die SARL met ingang 15 Mei bedank het. Hans Potgieter staan dus aan die stuur van sake tot die raadsvergdering wat gehou sal word na afloop van die Spesiale Algemene Vergadering wat 'n gewysigde begroting vir 2003/2004 voor die einde van hierdie finansiële jaar in oorweging sal neem. Tydens daardie raadsvergadering sal die Raad 'n nuwe President verkies.

SPESIALE BEGROTINGSVERGADERING

Die spesiale begrotingsvergadering wat gister in die NARS gehou is, is bygewoon deur 20 ligalede waarvan ses raadslede is. 13 Klubs is deur die teenwoordiges verteenwoordig. Die vergadering het plaasgevind onder voorsitterskap van Vise-President Hans Potgieter. Dit het van 11:30 tot 14:30 geduur. Bill Norval,

ZS5KD, die Sekretaris/Tesourier het die konsepbegroting wat aan die jongste AJV voorgelê is lyn vir lyn verduidelik en daarna is baie kritiek en in diepte kommentaar deur lede gelewer. Die eindresultaat is dat aan die tesourier opgedra is om 'n begroting op te stel gebaseer op kommentaar reeds ontvang, aanvaarbare ledegeld en dienste wat gelewer moet word maar met uitgawes onderhewig aan streng finansiële kontrole. 'n Samevattende verslag sal deur die Sandtonklub opgestel word, in die volgende nuusbulletin gepubliseer en aan klubs gesirkuleer word vir inligting en kommentaar.

Die Spesiale Algemene Vergadering waartydens 'n begroting aanvaar moet word, is belê vir 21 Junie en lede, klubs en takke sal dus ongeveer vyf weke tyd hê om hul huiswerk te doen om sinvol aan die SAV deel te neem.

DIREKTEUR GENERAAL LEWER SLEUTELBOODSKAP BY AMSAT-CON 2003

Dr Andile Ngaba, Direkteur Generaal van die Departement Kommunikasie sal die sleutelboodskap lewer by die Worldspace AMSATCON 2003 wat by die SARL se kantoor op Saterdag 24 Mei gehou word.

Die program sluit 'n unieke telekonferensie-aanbieding deur Rick Hambly W2GPS in. Hy sal die AMSAT OSCAR E satellietprojek wat onder konstruksie is, bespreek. Hierdie satelliet word in 2004 gelanseer. Twee van die sessies sal op ETSI, die soektog na buiteruimtelike intelligensie, gerig wees. Gerald Klatzko, ZS6BTD, sal 'n lesing lewer oor tuiskonstruksie en Ivo Chladek, ZS6AXT, sal 'n praatjie lewer oor die hoe en wat vir swakseinontvangs. Ander onderwerpe sluit weersatellietontvangs in en SUNSAT, feit of verdigsel?

Die sluitingsdatum vir registrasie is Donderdag 22 Mei. Die koste beloop R50,00 vir SARL-, SAATI- en SA AMSAT-lede terwyl nie-lede R100,00 sal moet opdok. Studenteregistrasie beloop R25,00 Hierdie fooie sluit alle verversings en middagete in asook outomatiese inskrywing tot die trekking vir 'n Worldspace Satellietontvanger wat deur Worldspace Suidelike Afrika geborg word.

'n Volledige program en registrasievorms is beskikbaar op die SARL se webtuiste by www.sarl.org.za of kan aangevra word deur 'n e-pos te stuur aan saamsat@intekonm.co.za of deur 'n faks te stuur aan 012 991 5651.

INTEGNET BIED PRAKTIESE BESPREKING OOR SWAKSEINONTVANGS.

In viering van Wêreldtelekommunikasiedag, wat gister gevier is, sal die SARL vanaand 'n INTEGNET met 'n verskil aanbied. Die bespreking sal oor swaksienontvangs gaan en 'n indiepte bespreking van die WSJT sagteware wat reeds deur vele Suid Afrikaanse amateurs gebruik word. Joe Taylor wat die sagteware ontwerp het, sal die praatjie inlei. Barry Murrel, ZR6DXB, sal bestaande BHF-kommunikasie bespreek terwyl Hal Lund ZS6WB die toekoms van digitale BHF-kommunikasie sal bespreek. 'n Aantal van die Suid-Afrikaanse amateurs wat reeds die WSJT sagteware gebruik, sal ook aan die bespreking deelneem.

INTEGNET sal vanaand om 20:00 uitgesaai word op 'n herhaler naby jou en op 3 718 kHz. Klubs wat hulle herhalers wil koppel aan die netwerk, moet hulle besonderhede voor 12:00 vandag stuur aan armi@sarl.org.za

SA AMSAT AJV

SA AMSAT sal hulle AJV by die SARL se NARS om 16:00 op Saterdag 24 Mei, na afloop van AMSATCON, hou. Die vergadering sal 'n nuwe komitee verkies om SA AMSAT te reaktiveer en om op-die-lug onderwerpe te kies asook hoe om meer aktiwiteit op die amateursatel iete te bewerkstellig. 'n Herinstelling van BACAR-projekte moet ook bespreek word. As u enige idees het vir bespreking, stuur 'n e-pos aan saamsat@intekom.co.za of 'n faks aan 012 991 5651. Die vergadering is oop vir alle radioamateurs.

FCC KEN 5 ENKELFREKWENSIES OP 60 m TOE

Die FCC het 5 frekwensies aan amateurs toegeken in die 5 MHz of te wel 60 meter band. Die toekening van hierdie 5 frekwensies nl. 5 332, 5 348, 5 368, 5 373 en 5 405 KHz was nie juis 'n groot verRassing nie aangesien min teenkanting by die herfsvergadering van die "Nasionale Telekommunikasie en Informasie Administrasie" (die NTIA) gemaak was.

Die NTIA het by hierdie vergadering genoem dat daar 'n behoefte vir spektrum in die betrokke band is t.o.v. die regering en aanbeveel dat hierdie 5 frekwensies op 'n sekondêre basis aan amateurs toegeken word. Die FCC het bepaal dat die betrokke frekwensies net op hoër syband gewerk mag word met maksimum uitsetkrag van 50 Watt gemeet in vergelyking met 'n 0 db winsantenna ('n halfgolf dipool). Hierdie kanale elk met 'n 2,8 KHz bandwyte mag slegs deur algemene klas en hoër klas lisensiehouers gebruik word.

"Alhoewel die nuwe amateurfrekwensies op 5 MHz nie so buigbaar is as wat ons gehoop het nie, erken ons dat baie veranderings plaasgevind het sedert die ARRL-petisie in verband met die maak van reëls by die FCC ingedien is tydens die somer van 2001" het Sumner gesê Federale agentskappe gemoeid met nasionale veiligheid toon hernude belangstelling in die HF-bande.

Sumner voorspel dat met verloop van tyd sal amateurs deur verantwoordelikheid en gedissiplineerde optrede 'n reputasie opbou wat sal lei tot meer gunstige oorweging in die toekoms en dalk tot die verslapping van hierdie drastiese maatreëls.

"Daar is ernstig gekyk na die NTIA se vrese met betrekking tot die ARRL se versoek vir spektrum op 60 meter" aldus die FCC. Die kommissie het ook 'n versoek van die "United Powerline Council" (UPLC ), 'n konsortium bestaande uit die "Powerline Communications" vervaardigers, en die "Powerline Communications Association", om die toekening te vertraag van die hand gewys. Beide hierdie liggame het daarop gewys dat amateurverkeer op die 5 MHz band kraglynkommunikasie in die toekoms kan kortwiek.

Sumner het ook gesê dat hy verheug is oor de feit dat die FCC die vervaardigers van PLC stelsels oor die vingers getik het en hulle daarop gewys het dat sulke

stelsels ontwerp en vervaardig moet word om so min as moontlik steurings aan huidige gebruikers te veroorsaak.

Die ARRL het oor 'n lang tydperk eksperimente gedoen waarby baie gebruikers regoor die VSA betrokke was. Hierdie band word nou primêr aangewend vir staats- en militêre gebruik

VIERDE EYAC 2003 IN BASTHEIM DUITSLAND GEHOU

Die Duitse Radio Klub, DARC, is trots om aan te kondig dat hy die vierde Europese (Streek 1) Jeug AmateurRadio RigtingvindersKampioenskap vir 2003 sal aanbied.

Ons is gelukkig om die ondersteuning van die gemeenskap van Bastheim en die plaaslike radioklub aldaar te hê. Bastheim is 'n klein dorpie in die middel van Duitsland, met ongeveer 2 500 inwoners. Bastheim is geleë in 'n heuwelagtige gebied met baie woude. Dit dra daartoe by dat dit die ideale terrein is om versteekte senders te vind.

Om kostes laag te hou, het ons besluit om die Elementêre Skool van Bastheim te gebruik vir huisvesting. Ons stel klaskamers beskikbaar vir die verskeie spanne. Vir 'n jeugbyeenkoms bied dit die ideale oplossing. Omdat ons 'n skool gebruik, moes ons die datum aanpas by die skoolvakansie. Ons het dus besluit op die datums van 7 Junie tot 11 Junie.

Die Kompetisiesentrum is ongeveer 300 m weg van die skool waar alle maaltye ook bedien sal word. Verskeie rekenaars met vrye toegang tot die internet is beskikbaar. Die rekenaars sal ook 'n verbinding hê na die stasie DA0RDF en sal gratis beskikbaar wees vir alle gebruikers.

Bastheim, die plaaslike radioklub en die distrik van Frankonië sien uit daarna om u te ontvang.

DATUMS OM TE ONTHOU

SARL Integnet vanaand om 20:00; TV-uitsending van aktiwiteite tydens Wetenskap-, Ingenieurs- en Tegnologieweek op 21 Mei op TV3 vanaf 18:00; AMSATCON op 24 Mei by die NARS; PEARS mikrogolf en Digitale kompetisie op 13 15 Junie

Dit bring ons aan die einde van vandag se bulletin wat saamgestel is deur Martin, ZS6ABU, en gelees is deur ……. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so

gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX